# PSALM 92

Om God te loof is heer - lik
om van u Naam te sing,
u lief - de lof te bring.
U trou is on-ont-beer - lik.

1 1b 2 3 4 4b 5

X Lied :

1(b)

Ons wil steeds el - ke mo - re

en el - ke aand u trou,

u lief - de bly ont - hou

met harp en lier en ko - re.

2.

Heer, U beskik oor magte,
oor dade groots en sterk;
ek juig oor al u werk;
hoe diep is u gedagte.
Dit is alleen die domme
wat daarvoor blind is, God;
wie daarvan swyg, is bot,
'n redelose stomme.

3.

Die goddelose opbloei,
hoe dit ook al floreer
- net U, o God, regeer -
U sal dit alles uitroei.
Wie vrees die kwaad se werker?
Ek sal hom deur U stuit,
U delg hom deur my uit;
ú kragte maak my sterker.

4

Oor hul laat U my fees - vier,

U laat my tri - om - feer

oor te - ë - stan-ders, Heer,

so krag-tig soos 'n sterk dier.

1 1b 2 3 4 4b 5

X Lied :

4(b)

Dié wat die reg nie dien nie -

Ek luis - ter son - der vrees

in my oor - win - nings - fees

na dié wat niks ont-sien nie.

5.

Die Here maak die vrome
en die regverdiges
sterk soos die palms is,
hoog soos die sederbome.
Só fris en lewenskragtig -
Hul vrug vind hul in Hom
selfs in hul ouderdom.
My rots - Hy heers regverdig.